SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 21 AUGUSTUS 2022

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins uit in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die Nuus vandag:

TWEE KOMPETISIES VOLGENDE NAWEEK

BESPREEK NOU VIR DIE AMSAT SA RUIMTESIMPOSIUM 2022

en

KAN JY 'N FLIGHT AWARE ONTVANGER HUISVES?

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin hierdie bulletin met die nuus van vier stil sleutels:

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutels Phillip Unterhorst, ZS5RJ/ZS6AZ; Alvin Common, ZS5AES; Richard Bigwood, ZS6BYG en Gerrie Leonard, ZS6GTK het stil geword.

Phillip is op 4 Julie 2021 oorlede. Hy was 'n Lewenslange Erelid van die SARL en die HIghway Klub. Ons meegevoel met sy dogter Linda en familie.

Alvin is op Donderdag 4 Augustus oorlede. Ons meegevoel met sy vrou Norma, seun Glenn, familie en vriende.

Richard is op Saterdag 13 Augustus 2022 oorlede. Ons betuig ons meegevoel met sy twee seuns Scott, ZS6BYT en Roger, ZS6ROG, familie en vriende

Gerrie is oorlede op Sondag 14 Augustus 2022. Ons betuig ons meegevoel met sy vrou Sharon en twee dogters, familie en vriende.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die suid-afrikaanse radioliga.

TWEE KOMPETISIES VOLGENDE NAWEEK

Die vierde been van die Saterdag 40 m-klub kompetisie sal van 14:00 tot 15:00 UTC op Saterdag 27 Augustus aangebied word en dit gee jou die kans om meer ruit blokke te werk vir jou ZS Werk Alle Ruit blokke toekenning. Jy kan op foon, GG of RTD deelneem. Die uitruiling is 'n RS- of RST-verslag, jou klub

naam en jou 4-karakter ruit vierkant. Dien jou logstaat teen 21:59 UTC op Donderdag 1 September in by contest@sarl.org.za. Die reëls is op bladsy 60 in die Blou Boek.

Die derde en laaste Augustus-kompetisie is die SARL HF GG-kompetisie wat op Sondag 28 Augustus vanaf 14:00 tot 17:00 UTC op die lug sal wees. GG-aktiwiteit word oor drie periodes versprei - soos met die HF Foon en HF Digitale kompetisies gedoen is. Onthou dat jy kan deelneem as 'n enkel-operateur enkel-band stasie, 'n enkel operateur enkel radio - alle band stasie, 'n multi operateur - enkel band stasie of 'n multi operateur - alle band stasie. Die uitruiling is 'n RST-verslag en 'n opeenvolgende reeksnommer wat by 001 begin. Dien jou logstaat teen 21:59 UTC op Vrydag 2 September 2022 in per e-pos na contest@sarl.org.za. Kry die reëls op bladsy 62 van die 2022 Blou Boek.

BESPREEK NOU VIR DIE AMSAT SA RUIMTESIMPOSIUM 2022

Die 2022 AMSAT SA simposium vind plaas op Saterdag 10 September 2022. Dit sal 'n hibriede geleentheid wees. Die persoonlike geleentheid sal by Premier Hotel in Midrand gehou word en die virtuele deel op die BlueJeans-platform. Registrasie besonderhede en die volledige program sal vandag (Sondag) op die SARL-web en op www.amsatsa.org.za beskikbaar wees. Betaling is per EFT of per krediet kaart via die Payfast-platform.

Die program sluit 'n sessie in vir beginners en die mense wat terugkeer na satelliet bedryf. Ander referate sluit in "OSCAR100 - die maklike manier", "'n 70 cm - 10 GHz transponder", "Satelliet bediener: Blaaier-gebaseerde satelliet-opsporing sagteware", "Die nuwe AMSAT-NA Fox plus-program" , 'n resensie van AfriCUBE met 'n demonstrasie van die prototipe wat vroeg in Oktober op BACAR vlieg plus baie ander interessante onderwerpe. Registrasie sluit op 5 September 2022

KAN JY 'N FLIGHT AWARE ONTVANGER HUISVES?

Die HIO van Cemair ('n radio Amateur) het die SARL gekontak vir hulp met 'n projek. Die projek wil die dekking van vliegtuig opsporing in die binneland van Suid-Afrika verbeter. Rondom die groot sentrums is daar verskeie entoesiaste wat reeds toestelle het wat in die netwerk voer. Die projek is met Flight Aware, maar hulle deel moontlik data oor platforms. Hulle hoop om gashere langs die vlug-paaie te vind, in die gebiede wat min of geen dekking het nie. Dit sal liggings insluit soos: Hopetown, Van Der Kloof, Colesberg, Sutherland, Calvinia, Beaufort-Wes, Elliot, Queenstown, Kokstad, Phalaborwa en Hoedspruit.

Flight Aware sal toevoer-toerusting verskaf aan diegene wat goed gekeur is, so dit is net die verskaf van ongeveer 200 MB data per maand en 'n redelike duidelike sig van die lug wat tot hul goedkeuring sal bydra. Daar word geen vergoeding aangebied nie. Sodra Cemair 'n lys van vrywilligers het, sal hulle met die Flight Aware-ingenieurs skakel om die beste liggings te bepaal om na te verbind. Indien jy belangstel om 'n tuiste vir so 'n ontvanger te verskaf, kontak asseblief die SARL Sekretaris by secretary@sarl.org.za. Lees oor Multilaterasie

by https://flightaware.com/adsb/mlat/

Jy luister na   nuus uitsending van die suid-afrikaanse radioliga.

KOMPETIESIE NUUS

Die tweede been van die SARL Velddag is op die lug vanaf 08:00 UTC op Saterdag 3 September tot 10:00 UTC op Sondag 4 September 2022. Jy kan deelneem as Klas A - Veldstasie, Multi-operateur; Klas B - Veldstasie, Multi-operateur, QRP; Klas C - Veldstasie, enkel-operateur; Klas D - Veldstasie, Enkel-operateur, QRP; Klas E - Ultra Lig Draagbaar; Klas F - Agter plaas stasies of Klas G - Algemene Stasies. Die uitruiling is die aantal senders, die Velddag-bedryfs klas en die provinsiale afkorting - bv. 9BFS. Niks anders nie! Begin jou beplanning en blaai na bladsy 64 van die Blou Boek vir al die inligting.

Die voorlopige uitslae van die SARL HF Foon kompetisie. Vyf-en-dertig logstate is ontvang vir die SARL HF Foon-kompetisie wat op Sondag 7 Augustus gehou is. As jy na die logs kyk, werk die drie frekwensie periodes goed. Vier-en-twintig van die logs toon 127 QSOs op 20 meter. Nege-en-twintig van die logs toon 898 QSOs op 40 meter en drie-en-twintig logs toon 359 QSOs. Nege roepseine is opgemerk in een log, wat in geen ander ontvangde log verskyn nie.

Klub kompetisie

1ste die Wesrand ARK - 504 punte

2de die Noord-Kaap ARK - 420 punte

3de die Bloemfontein ARK - 276 punte

Individuele tellings

1ste Jan, ZS4JAN - 198 punte

2de Gerhard, ZS3TG - 138 punte

3de Chris, ZS6CPA - 131 punte

Twee-en-twintig logstate is ontvang vir die tweede been van die SARL JD QSO Partytjie wat op 9 Augustus gehou is.

1ste Sonet de Wet, ZS3SW en Esmarie Lotriet, ZS3EL - 165 punte

3de Karin Andrew, ZS6 MMA - 153 punte

Die eindtelling na die twee bene

1ste Sonet de Wet, ZS3SW - 333 punte

2de Karin Andrew, ZS6 MMA - 330 punte

3de Veronica Kotze, ZR6TVK - 315 punte

KLUB NUUS

Die Wesrand Amateurradioklub nooi jou uit na die volgende snuffelmark op Saterdag 27 August by die Klubhuis in Kroton Straat Weltevreden Park. Die hekke open om 10:00 vir almal om te kuier en verversings te geniet, probeer die heerlike hamburgers. Verkopers stalletjies maak teen 11:30 oop. Al die gewoonlike handelaars sal daar wees soos Linda, Sam en Hans en die klub gaan ook 'n tafel opslaan. Bespreek jou staan plek en tafel deur Phillip ZS6PVT te kontak op 083 267 3836 of zs6pvt@gmail.com

Sluit aan by die Sandton ARK se Tegniese Praatjie hierdie Donderdag 25 Augustus om 18:45 SAT op die 145,700 herhaler, of Echolink ZS6STN-R. Die praatjie sal die 7P8CW Lesotho 2022 DXpedisie dek wat beplan word om van 1 tot 9 November 2022 plaas te vind.

Die Sandton Amateurradioklub hou hul hibriede AJV, op Saterdag 27 Augustus by die Nasionale Amateurradiosentrum in Honeydew. Die voor-AJV-geselligheid begin om 09:00 en die AJV om 10:00 SAT.

Verder sal die Sandton ARK oor die SARL Velddag naweek van 3 en 4 September by die Sleepy River Karavaanpark in Magaliesberg op die lug wees as ZS6STN/draagbaar. Ons nooi alle amateurs om hul radios aan te skakel en 'n QSO of twee te geniet met die ZS6STN-klubstasie. Ja, onthou, ons het jou eerste gevra. Ons besef dit gee waarskuwing aan al die ander mededingende klubs, maar ons is vol vertroue en wil nie onregverdig wen nie!

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak gematig gaan wees. Tans is daar 6 sonvlekke met eenvoudige tot gevorderde magnetiese samestellings sigbaar. Daar is 'n hoë waarskynlikheid vir die voorkoms van C-klas fakkels en 'n lae moontlikheid van M-klas sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensie voorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 58 vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laat middag goeie DX openinge op die 15 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die dagboek van gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag – die Internasionale Vuurtoring en Ligskip Naweek

25 Augustus – die Sandton Tegniese Praatjie

27 Augustus – die SARL 40m Klub kompetisie, die Wesrand Snuffelmark en die Sandton AJV

28 Augustus – die SARL HF GG kompetisie

01 September – die sluitingsdatum vir Klub kompetisie logstate

02 September – die sluitingsdatum vir die HF GG kompetisie logstate

3 en 4 September – die IARU Streek 1 ESB Velddag en die SARL Velddag

9 September – die sluitingsdatum vir Velddag logstate

10 September – die Streek FT4 DX Kompetisie en doe AMSAT SA Ruimte Simposium

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die vierde been van die Saterdag 40 m-klub kompetisie sal van 14:00 tot 15:00 UTC op Saterdag 27 Augustus op die lug wees en die derde en laaste Augustus-kompetisie is die SARL HF GG-kompetisie wat op Sondag 28 Augustus vanaf 14:00 tot 17:00 UTC op die lug sal wees. Al die reëls is in die 2022 Blou Boek.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Vrydag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid Africa. ’n Heruitsending deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, geskryf deur Andy Cairns, ZS6ADY, geproeflees deur Vivian Dold, ZS6VD en gelees deur ....................................

Van die Nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.